# Jesus, Rots, my hoop vir ewig

503

Je - sus, Rots, my hoop vir e - wig
vei - lig kan ek op U bou.
U is Heer, my an - ker ste - wig,
vas kan ek op U ver - trou.
Deur u mag, deur u krag
dra U my van dag tot dag.

1 2 3

X Lied :

2

U, my hoop, my koers op aarde -
U gee aan die lewe sin.
Heer, U gee my lewe waarde;
nuut kan ek met U begin.
U vergeef, U laat leef -
in u krag kan ek oorwin.

3

U, my hoop, my hede, toekoms,
leer my werk en bid en wag.
U gee op my sugte uitkoms,
inspireer my elke dag.
Aan U, Heer, altyd weer:
lof, aanbidding, dank en eer!